# Ons sien die tekens van die tyd










1 1b 2 3 4

X Lied :

1(b)

en eis van al sy kneg - te

ver - slag van hul - le werk - saam - heid.

Die Reg - ter prys die trou - e kneg,

maar oor - deel tref die sleg - te.

2

U glans verskyn bo elke kruin,
die ganse aarde bewe.
Die dooies sal by die basuin
ontwaak, verrys, herlewe!
En dié wat leef op daardie dag
sal in één oomblik deur Gods mag
hernu word en verander.

3

Getroue Heiland staan my by -
my waarborg is u sterwe.
U spreek my van die oordeel vry,
dat ek u heil mag erwe.
Ek twyfel nie, U het voldoen ...
Die bloed van Golgota versoen;
bedek my baie skulde.

4

Die Regter kom! Gods kinders wag
met vreugde op die tyding.
O kom! Want ook die skepping smag
na redding en bevryding.
Ja, kom! Ons roep dit vroeg en laat:
Verlos ons, Heer, van alle kwaad
en maak ons heilig. Amen.